SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 7 OKTOBER 2001

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid- Afrika hier, met die weeklikse nuusbulletin.

Die bulletin is ook op die webblad van die SARL beskikbaar by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde.

Hier volg die hooftrekke van vandag se nuus:

SARL GAAN DIE OKOSA UITVOERENDE KOMITEE SPREEK

REGISTREER NOU VIR BESOEK AAN ITU TELEKOM AFRIKA 2001

ANTENNAS EN DIE WET

REGISTRASIE VAN STASIES VIR CQ HOU KOERS EN JOTA

KLUBNUUS

VOORTPLANTINGSVERSLAG

U luister na ZS6SRL, die nuus volg in besonderhede.

SARL GAAN DIE OKOSA UITVOERENDE KOMITEE SPREEK

Volgende op 'n ontmoeting met OKOSA se Hoof Uitvoerende Beampte is die SARL uitgenooi om 'n voorlegging aan OKOSA se bestuursvergadering op Vrydag 13 Oktober te maak. Die voorlegging sal daarop gerig wees om die OKOSA-bestuur 'n beter begrip te gee van amateurradio en die uitdagings wat die amateurradiodiens in die gesig staar. Die voorlegging sal gedetailleerde verduidelikings insluit van die WARC2003-agenda-items wat amateurradio affekteer en ook OKOSA-ondersteuning werf vir die uitbreiding van die 7-Mhzband en regulasie S25.

Tydens die ontmoeting met die hoof uitvoerende beampte, bygewoon deur ZS6ALJ en ZS6AKV, is die stand van die 5 wpm Morsekodevereiste en die nuwe regulasies bespreek. Tans is alle dokumentasie by die Minister vir ondertekening. OKOSA het onderneem om die stilstand met die gemeenskaplike OKOSA/DVK- skakelkomitee op te volg. Die moontlikheid om 'n radioamateur in die afvaardiging na die WRC 2003 in te sluit is ook bespreek.

REGISTREER NOU VIR BESOEK AAN ITU TELEKOM AFRIKA 2001

Die Internasionale Amateurradiounie sal 'n uitstalling by die ITU Telekom Afrika 2001 hê. Die tema van die uitstalling is “Bridging the digital Divide”. Die geleentheid sal deur baie verteenwoordigers van regerings in Afrika asook die wêreld se Telekommunikasieindustrie bygewoon word. Hierdie is 'n gulde geleentheid vir amateurradio om sy merk te maak as 'n diens van nasionale

belang vir 'n land en om regerings oor te haal om Amateurradio by die Wêreldradiokonferensie 2003 te steun. WRC2003 is van besondere belang omdat die uitbreiding van die 7 MHzband en die nuwe S25 reëls op die agenda verskyn.

Die IARU-stalletjie sal op drie temas fokus: Rampkommunikasie, nuwe tegnologie in amateurradio en amateurradio as 'n tegnologieopvoedingsmiddel. Die stalletjie sal deur Tim Ellam van Kanada, Tafa Diop van Senegal en verskeie SARL-lede beman word. As jy belangstel om die stalletjie te beman, stuur asseblief jou kontakbesonderhede aan: IARU@intekom.co.za. 'n Voorskouvergadering sal gehou word om alle persone wat help om die IARU-stalletjie te beman, in te lig.

Om 'n kykie te verkry oor hoe die stalletjie sal lyk, besoek die IARU-webwerf by www.iaru-r1.org.

Kaartjies om die uitstalling wat van 12   16 November by die Gallagher Estate in Midrand gehou word, te besoek, kan verkry word deur aanlyn te bespreek voor 10 November. Voorafbespreekte kaartjies is gratis. Kaartjies by die deur sal R50 vir die dag of R100 vir die week kos. Die uitstalling sal daagliks van 10:00 tot 18:00 oop wees.

ANTENNAS EN DIE WET

Onthou die lesing oor Antennas en die Wet wat deur Tim Ellam, VE6SH, een van die IARU-deskundiges, op Woensdag 14 November om 18:30 vir 19:00 by die NARS aangebied sal word.

Tim, mede-skrywer van die ARRL-publikasie  Amateur Radio and the Law , het 'n getekende kopie van die boek geskenk as prys vir bywoning.

Om reëlimgs vlot te laat verloop, bespreek jou sitplek nou deur e-pos te stuur aan: armi@intekom.co.za of per faks aan: 012 991- 5651. Dit sal die organiseerders help met die reëlings en bediening van ligte verversings. Hierdie SARL-gebeurtenis word gratis aangebied.

Tim Ellam sal ook deelneem aan die Amateurradio vir Afrika werkswinkel en ook aan die ITU Beleid en Ontwikkeling werkswinkel oor Noodkommuniksies.

REGISTRASIE VAN STASIES VIR CQ HOU KOERS EN JOTA

Radioamateurs wat in Oktober aan die CQ Hou Koers en JOTA- aktiwiteite gaan deelneem waartydens ongelesisensieërde persone boodskappe mag uitsaai, word daaraan herinner dat die stasies as spesiale geleentheidstasies beskou word. Hierdie amateurs word versoek om asb hul stasie beide as 'n opvoedkundige stasie sowel as spesiale geleentheidstasie te registreer deur die vorms op bls 26 en 29 van die Jul-Aug uitgawe van Radio ZS te voltooi en aan die SARL HK te stuur. Die vorms is ook op die SARL-webwerf beskikbaar by www.sarl.org.za.

Vir registrasie as opvoedkundige stasie is dit slegs nodig om dit eenkeer per jaar te doen. Vul jou besonderhede ipv dié van die klub, voorsitter en sekretaris in.

Die vorm vir 'n spesiale geleentheidstasie moet ingedien word 7 dae voor elke spesiale geleentheid waaraan deelgeneem gaan word.

Meer besonderhede aangaande "Jamboree on the Air" is beskikbaar by www.scout.org/jota en oor "Jamboree on the Internet" by www.joti.org/en.

Vir CQ Hou Koers, wat op 20 Oktober plaasvind, word vanjaar 'n nuwe benadering gevolg. Die program is nou anders en begin op 'n ander tyd as in die verlede. Al die inligting is by: www.voortrekkers.org.za/cqhoukoers/.

Daar is vanjaar 'n trofee vir die lid wat die meeste punte by CQ Hou Koers behaal sowel as vir die radioamateur wat die meeste punte as fasiliteerder behaal.

MINI-INDABA

Klubs word daaraan herinner om datums wat hulle sal pas vir die hou van 'n mini-indaba spoedig aan Hans Potgieter, ZS6ALJ per faks of e-pos te stuur.

SPESIALE GELEENTHEIDSTASIE ZS6CDF

Die spesiale geleentheidstasie, ZS6CDF, by die jaarlikse Cullinan diamantfees is nog vandag van 10:00 tot 17:00 SAST op die 40, 20, 6, en 2 meterbande aktief. Die stasie is bedrywig op FM en ESB foon, pakketradio en Stadige Aftas TV.

KLUBNUUS

HIWAY AMATEURRADIOKLUBAKTIWITEITE

Die Hiway Amateurradioklub (ZS5HAM) bied programme aan op die lokale 145,600 en 145,625 MHz herhalers aan sowel as op sy UHF ruggraat wat die Pietermaritzburg en Eshowe herhalers koppel. Hierdie aktiwiteit is nou na HF uitgebrei in die 80 meterband op 3,665 MHz en dit is 'n volle interaktiewe koppeling

Die program van meeste van die gebeurtenisse is as volg: Maandag 19:30, Morse belangegroep: gasheer Tubby, ZS5TUB, sluit alles aangaande gelykgolf en prosedure in; Dinsdag 19:30, damesnet: gasvrou Heather, ZS5MN, sluit 'n inroep van al die lokale dames in, partykeer die kletsnet genoem, uitruil van resepte, spyseniering vir klubfunksies, algemene gesels. Die lokale mans geniet dit om in te luister (u mag ook); Woensdag 19:30, Hamnetbulletin: gasheer (takvoorsitter/Hamnet) Keith, ZS5WSD; Kwa-Zulu Natal hamnetbulletin/eerstehulp; Donderdag 19:30, tegniese aand: gasheer Tubby, ZS5TUB, tegniese onderwerpe; Vrydag 19:30, onoffisiële Hiwayklubnet: gasheer Tubby, ZS5TUB, enigiets word bespreek; Saterdag 19:30, Bruce se net (herbenaam te word???): inroep deur Tubby, ZS5TUB: gasheer Bruce, ZS5BR, werklike oudiouitsending van die jongste ARRL nuuslyn, Q-news en die RAIN bulletin; Sondag 18:30, Hiway Amateurradioklubbulletin, heruitgesaai; 19:00 Sondagaandnet met gasheer Tubby, ZS5TUB.

Indien daar goeie reaksie is, sal hulle die HF-kanaal aktief hou; rapporteer dus asb in.

Let asb op: Hierdie is 'n Hiwayklub offisiële net/bulletin dus mag u beperkte lisensiehouers hoor deelneem aan die besprekings.

WESRAND RADIOAMATEURKLUB KATTEBAKVERKOPING

Die Wesrand Radioamateurklub hou 'n kattebakverkoping op Saterdag 27 Oktober 2001 by die klubhuis in Krotonlaan, Welteveredenpark. Neem kennis die hekke open om 12:00 sodat diegene wat Saterdagoggende werk ook die verkoping kan bywoon. Dit geld ook vir verkopers. Vir meer inligting skakel Bill van Zyl by 011 726- 6807.

VOORTPLANTINGSVERSLAG

Ean Retief, ZS1PR, rapporteer as volg:

Verlede Sondag, die 1ste Oktober om 04:55 SAST is 'n redelike digte massa swaarder partikels waargeneem wat die aarde nader en is dit as 'n sogenaamde "proton gebeurtenis" geklassifiseer. Om 07:15 SAST het 'n M9 sonfakkel plaasgevind en teen 11:00 SAST het die aarde se magneetveld klein stormtoestande bereik. Die stormtoestande het tot Woensdag geduur. Teen Donderdagaand was die magneetveld nog baie ongestadig en was die geraasvlakke gedurende die "80 meter QSO partytjie" nog redelik hoog.

Vandag kan u 'n sonvloedsyfer in die omgewing van 170 verwag met 'n stil tot ongestadigde magneetveld. Vannag behoort die maksimum bruikbare frekwensies hoër as normaal te wees, so u kan gerus kyk of 'n hoër band as die een wat u normaalweg gebruik nie voortplanting sal gee nie.

Môre-oggend net na sonop behoort die maksimum bruikbare frekwensies ook hoër as normaal te wees.

Dit word verwag dat die sonvloed in die komende week in die 160 tot 170 bereik sal wees en teen volgende Sondag weer sal styg tot 180 of selfs 190. Die aarde se magneetveld behoort meesal ongestadig te wees, maar volgende Donderdag die 11de mag dit vir die dag aktief word.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnuus@mweb.co.za te stuur met 'n afskrif aan gth@freemail.absa.co.za. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels en stuur dit vroeg in die week.

Kom neem ook deel aan die volgende aktiwiteite: Die President se Net, Sondae om 12:00 op 7082 kHz; Amateur Radio Mirror International op Sondae om 10:00 op 3,750 en 21,560 MHz, wat Maandae om 20:00 op 3,215 MHz herhaal word.

SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig.

Hierdie bulletin is saamgestel deur George ZS6NE en gelees deur vanuit .

U het geluister na ZS6SRL.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe.

Totsiens almal. /ex